# O kon ek jubel, Hemelvader



O kon ek ju - bel, He - mel - va - der,

met dui - send stem - me, tot u eer

hoe sou ek jui - gend tot U na - der

en U my dank - lied bring, o Heer!

Ek sou u roem en lof ver - meld,

u won - der - da - de, on - ge - teld!

2

O kon ek U besing na waarde
tot waar die son sy baan beskryf
en sterre, ver bokant die aarde,
geruisloos meld u heerlikheid!
O kon ek tog die lof besing
wat ek so graag aan U wil bring!

3

Laat alles wat op aarde lewe,
die berge, bosse, see en meer,
my onvolkome lof en bede
in stilte aanvul, tot u eer!
Saam sal ons oor u goedheid juig;
aan U ons dankbaarheid betuig.

4

My swakke dank- en smeekgebede -
Wil dit genadig, Heer, aanvaar.
Eens neem ek, swerwer in die hede,
my plek in by die eng'leskaar.
Dan jubel ek, verlos, o Heer,
met duisend stemme tot u eer!